# PSALM 30

30

Ek wil u lof ver-kon-dig, Heer.

U het die vy - and af - ge- weer.

My dood wou hul met leed-ver-maak,

met blyd-skap en met vreug-de smaak.

Ek moes al weg-ge-neem ge-wees het

toe U my van die dood ge-nees het.

1 2 3 4 5

X Lied :

2.
Dié wat Hom *dien, besing sy* eer.
Sing *van die* Naam van *God, die* Heer.
Sy gramskap *duur haas* ongemerk,
sy *goedheid, egter,* onbeperk.
Al was daar *gisteraand nog* hartseer,
vanoggend *hoor mens ons* gelag weer.

30

3.
Terwyl dit goed bly gaan met my
dag ek dat ek sal staande bly.
Toe U van my u hand onttrek,
moes ek my swakheid, Heer, ontdek.
Hoe groot na U was my verlange;
ek het geroep, van vrees bevange:

4.
"As ek moet *ingaan in die* graf
hoe *kan dit* wins vir *U* verskaf?
Hoe word U, *Heer, g*eprys deur stof,
u *trou verkondig* en u lof?
O hoor my, *God van wonder*dade,
bewys my, *Here, u g*enade."

5.

Eertyds was *ek in rou* geklee,
maar *U het* vir my *inge*tree;
ek was be*droef, ek* het getreur,
maar *U het my weer* opgebeur.
Ek dans in *feestelike* klere.
Ek loof U *luid en hardop,* Here.